SUID-AFRIKAANSE RADIOLIGA

SARL NUUS SONDAG 30 DESEMBER 2001

Dit is amateurradiostasie ZS6SRL van die Suid-Afrikaanse Radioliga, die nasionale vereniging vir amateurradio in Suid- Afrika, met die weeklikse nuusbulletin.

Die bulletin is ook op die webblad van die SARL beskikbaar by www.sarl.org.za en op pakketbulletinborde.

Hier volg die hooftrekke van vandag se nuus:

EERSTE OOIT 50 MHz AL-AFRIKA TOEKENNING

DIE SARL WAG NOMINASIES VIR TOEKENNINGS IN

INSKRYWINGS INGEWAG VIR DIE TINUS LANGE TOEKENNINGS

80 METER QSO-PARTY UITSLAE

WERK ALLE ZS: 'N INTERESSANTE DOELWIT

PEARS BHF/UHF WEDSTRYD IN JANUARIE

U luister na ZS6SRL, die nuus volg in besonderhede.

EERSTE OOIT 50 MHz AL-AFRIKA TOEKENNING

Tjerk Lammers ZS6P, die Liga se Toekenningsbestuurder rapporteer dat die eerste ooit 50 MHz AA Toekenning uitgereik is aan Hal Lund ZS6WB. Dit het Hal net oor die 15 jaar geneem om die vereiste 31 kontakte te maak.

Baie, baie geluk Hal!

Die SARL reik 'n reeks toekennings uit om bedryfsvaardighede te erken. Hierdie toekennings het dit gemeen met ander toekennings om operateurs te help om doelwitte te stel en om hul bedryfsvaardighede en stasies te verbeter.

Die Al-Afrika Toekenning is by verre die mees populêre van al die Liga se toekennings. Sedert 1950, toe om die eerste sertifikaat deur R G P Holmes G6RH, om aansoek gedoen is, is oor die 1500 van hierdie sertifikate uitgereik. Ongeveer een derde van die aansoeke kom deesdae uit Japan.

Die vereistes is eenvoudig: 'n aansoeker moet bewys lewer dat hy met al die Suid-Afrikaanse roepseingebiede (ZS1 tot ZS6) en met n verdere 25 lande op die Afrikakontinent kontak gemaak het.

Die AAA is vry aan ligalede, maar is 'n uitdaging wat die moeite werd is. Meeste Dxers gee toe dat dit meer uitdagend as die DXCC is. Vir 'n ZS-stasie is dit sekerlik bereikbaar weens ons nabyheid aan meeste van die vereiste stasies.

Die sertifikaat is 'n waardevolle toevoeging tot enige stasie se muur. Verskeie mylpale is nognie bereik nie; byv wie sal die eerste aansoeker vir RTD wees? Wie sal die eerste aanspraakmaker vir 'n satelliet endossement wees?

Waarom stel u nie die Al-Afrika Toekenning as 'n teiken vir hierdie jaar nie? Met verbetering in toestande en baie aktiwiteit in Afrika is die teiken bereikbaar en sekerlik die moeite werd.

DIE SARL WAG NOMINASIES VIR TOEKENNINGS IN

Nominasies word nou vanaf klubs of individue ingewag vir die verskillende toekennings wat gemaak sal word tydens die Algemene Jaarvergaderingdinee op 20 April 2002. Nominasies word vir die volgende toekennings ingewag:

Arthur Hemsley 2-meter Trofee; Barney Joel Trofee; Icom Voortreflikheidstoekenning; Joseph White Plaket; Bert Buckley Sesmetertrofee; Radio ZS Tweemeter Wisseltrofee; Gary Immelman Radioamateur Erfenis Wisseltrofee; Radio ZS Skild; J J Pienaar Trofee.

Vir die volledige vereistes besoek die SARL se webblad by www.sarl.org.za, of kyk na vorige bulletins of versoek sarlnews@hotmail.com om dit aan u te stuur.

Die sluitingsdatum vir die indien van nominasies is 20 Februarie 2002. Nominasies moet geadresseer word aan Die Sekretaris, SARL Jaarlikse Toekennings, Posbus 1721, STRUBENSVALLEI, 1735.

INSKRYWINGS INGEWAG VIR DIE TINUS LANGE TOEKENNINGS

Inskrywings word ook nou ingewag vir die Tinus Lange 7066 Junior en Senior Tegniese Prestasietoekennings.

Volledige besonderhede is in die twee vorige bulletins gegee. Indien u egter nie daaroor beskik nie, sal sarlnews@hotmail.com dit met plesier weer aan u verskaf indien u daarom vra.

Die sluitingsdatum vir die indien van nominasies is 31 Januarie 2002.

Inskrywings moet geadresseer word aan: SARL Tinus Lange Toekenning, Posbus 1721, Strubensvallei, 1735.

80 METER QSO-PARTY UITSLAE

Die Durban Amateurradioklub, borge van die 80-m QSO-party maak die uitslae van die laaste been wat op 4 Oktober 2001 plaasgevind het sowel as die algehele uitslae vir 2001 bekend.

Die uitslae vir die laaste been is as volg:

KURT LINSIN. ZS5KL. 135; ALVIN COMMON. ZS5AES. 100; LOUIS DE BRUIN ZS5LP. 70.

Die algehele uitslae vir die jaar is as volg:

LOUIS DE BRUIN. ZS5LP. 85 MICHAEL ROODT. ZS6BHF 380; WILLIAM VAN COLLER. ZS5WC 355; JOHAN TERBLANCHE. ZS1I 325; WILLIAM AXFORD. ZS5WI 315; G. DE VENTE. ZS6DV 290; ALVIN COMMON. ZS5AES 285; KOBUS. ZS5KS/6 220; A CORY. 3DA1DB 185; DENNIS GREEN. ZS4BS 180; WILLIE LONG. 3DA0BD 150; KURT LINSIN ZS5KL

135; PETER DU PLESSIS. ZS5PJ 125; PIETER BOSMAN. ZS6AOR 125; MALCOLM RUSSEL. ZS5LZ 42 (NOU STILSLEUTEL).

Die volgende 80-m QSO-party sal op die eerste Donderdag van April 2002 plaasvind. Meer besonderhede sal nader aan die gebeurtenis verskaf word.

WERK ALLE ZS: 'N INTERESSANTE DOELWIT

Een van die Liga se voorste toekennings is die Werk Alle ZS. 'n Mens moet ten minste 100 roepseine kontak, maar toekennings vir hoër vlakke is ook nou beskikbaar. Tot dusver was daar al aansoeke vir WAZS-200, WAZS-300 en WAZS-400, en 'n trofee is beskikbaar vir die eerste om vir WAZS-500 aansoek te doen.

Die 100 roepseine vir die aanvanklike aansoek moet al ses roepseingebiede in die verhouding tot hulle onderskeie amateurbevolkings verteenwoordig. Net een roepsein in ZS3, die minsbevolkte roepseingebied, is nodig, maar 56 roepseine moet in die ZS6-gebied gewerk word.

Om vir WAZS te werk, is pret. Terwyl 'n mens vir die nodige 100 QSL-kaarte werk, sal 'n mens nuwe kennise maak, van interessante plekke leer en oor die algemeen net 'n klomp pret hê.

Die sertifikaat kan vir enige enkelband of -modus ge-endosseer word. Tot dusver is sertifikate vir Stem, Kode, Enkelsyband, 7 MHz, 14 MHz en 50 MHz. ge-endosseer word.

WAZS is al vir alle vastelande behalwe Asië uitgereik. Miskien die interessantste is Roy Watson ZL4BO. Ten spyte van die moeilike pad oor die Suidpool, het Roy al in 1971 aansoek gedoen.

Om te help om die WAZS 'n bietjie meer toeganklik te maak, het die Toekenningsbestuurder 'n reeks aktiwiteitsperiodes gereël: die eerste Saterdag en Sondag van elke maand, vanaf 16:00 UTC, vir 'n uur.

Omdat die hoë bande (14 MHz en hoër) hoofsaaklik terugverstrooiing sal behels, stel ons voor dat almal noord-wes rig. Die volgende frekwensies sal gebruik word: 28290, 21190, 14140 en 7090 kHz. Kyk 'n paar kHz op en af ook. Ons hoop dat die keuse van frekwensies sal help om buitelandse aandag te minimaliseer, sodat die Suid-Afrikaners selfs swak seine van mekaar sal kan hoor.

Die wat graag ander bande en modusse wil probeer (byvoorbeeld WARC-bande en Kode) kan ander stasies versoek om te skuif, of afsprake vir meer gunstige tye maak.

'n Artikel met bedryfs- en QSL-wenke verskyn binnekort in RadioZS en op die Webwerf.

Selfs die wat nie WAZS gaan jaag nie, help asseblief deur op alle QSL-versoeke te reageer.

PEARS BHF/UHF WEDSTRYD IN JANUARIE

Soos voorheen aangekondig sal die Port Elizabeth Amateurradio Vereniging se jaarlikse BHF/UHF wedstryd oor die naweek 25 tot 27 Januarie 2002 plaasvind. Een van die nuwe kategorieë in die wedstryd, die MULTI-OPERATEURSTASIE, maak voorsiening vir die bediening van 'n enkele stasie deur 'n aantal operateurs onder dieselfde roepsein soos vir 'n KLUBSTASIE.

Klubs word versoek om hierdie item by herhaling in hul plaaslike weeklikse bulletins in te lyf ten einde soveel moontlik potensiële deelnemers te bereik.

Daar is nou ook 'n kategorie vir digitale modusse.

Die aangepaste reëls is op die PEARS webwerf: pears.8m.com beskikbaar.

VOORTPLANTINGSTOESTANDE

Ongelukkig is hierdie week geen nuwe besonderhede ontvang nie en hierdie item sal hervat word sodra nuwe gegewens ontvang word.

KLUBNUUS

VRYSTAAT AMATEURRADIOBYEENKOMS

Die Bloemfontein Amateurradioklub is besig met die beplanning van Hamvention 020202 op Saterdag 02 February 2002 by hulle klubhuis by die Lugmagbasis Bloemspruit. Meer besonderhede sal volg.

Hierdie is die laaste bulletin vir 2001 wat maar alte gou verbygegaan het. Sarlnuus spreek sy dank uit aan al sy nuusbydraers, ondersteuners en helpers gedurende die afgelope jaar. Marten, ZS6ZY, het oa die tuig neergelê maar met blydskap verwelkom ons Gustav, ZS6BWN, wie vanaf volgende Sondag sy dienste aangebied het.

Sarlnuus spreek die wens uit dat alle amateurs, nie net sy luisteraars en intekenaars nie, 'n baie aangename en voorspoedige jaar 2002, en nie net op amateurgebied nie, sal beleef. Mag dit op amateurgebied nog steeds aan almal plesier en bevrediging verskaf in die verlerlei aspekte wat hierdie besondere stokperdjie bied.

Kom ons streef daarna om nie aanstoot te gee nie, ander se standpunte te verstaan en verskille privaat, nie oor die lug nie, by te lê en saam te staan om radioamateurs se gemeenskaplike belange te bevorder en lokaal krag aan die SARL te verleen wat hier die enigste organisasie is wat na ons belange omsien.

Die SARL nuusdiens nooi klubs en individue om nuus aangaande amateurradio slegs aan sarlnews@hotmail.com te stuur. Indien moontlik doen dit asb in Afrikaans sowel as Engels en stuur dit vroeg in die week.

Kom neem ook deel aan die volgende aktiwiteite: Die President se Net, Sondae om 12:00 op 7082 kHz; Amateur Radio Mirror International op Sondae om 10:00 op 9750 en 21560 kHz, wat Maandae om 20:00 op 3215 kHz herhaal word.

SARLNUUS bedank alle nuusbydraers, individue, klubs, die ARRL en ander organisasies vir bydraes tot hierdie bulletin en al die stasies wat so getrou die

herleidings behartig.

Hierdie bulletin is saamgestel deur George, ZS6NE, en gelees deur vanuit .

U het geluister na ZS6SRL.

Hierdie Afrikaanse uitsending eindig nou en SARLNUUS wens u aangename week toe.

Totsiens almal. /ex